# Besluit

Met Uniewording was die patroon van rasseskeiding en blanke oorheersing stewig gevestig in Suid-Afrika. Slegs 'n geringe getal blankes sou hulle daarvoor beywer om die *status quo* te verander. In die dekades wat sou volg, het geen blanke politieke party met 'n liberale rassebeleid enige kans gestaan om 'n algemene verkiesing te wen nie.

In die blanke politiek het dit in die eerste plek oor verhoudinge tussen Suid-Afrika en Brittanje asook tussen Afrikaanssprekendes en Engelssprekendes gegaan; ekonomiese en arbeidsvraagstukke was tweede prioriteit. Nie een van die groot blanke politieke partye het ooit die hervorming van die rassebeleid om swartes, 'kleurlinge' en Indiërs se omstandighede te verbeter as verkiesingspunt gehad nie. Inteendeel, swartes, 'kleurlinge' en Indiërs is vir die eerste sewe dekades van die eeu slegs by verkiesings betrek wanneer 'n politieke party die moontlike toekenning van regte aan 'nie-blankes' as 'n 'gevaar' vir blanke oppergesag kon voorhou ten einde politieke punte teen sy opponent aan te teken. Hierdie partye het in werklikheid ook niks anders gedoen nie as om die belange van hul ondersteuners te dien. Feitlik alle klasse onder die blankes – kapitalistiese nyweraars, sakelui en kapitalistiese boere, kleiner boere, professionele mense in dorpe en stede, en werkers – het aangedring op blanke oppergesag.

Hertzog was die eerste staatsman wat na 'n omvattende 'oplossing' van die rassevraagstuk gesoek het. Sy beleid van skeiding (segregasie) het die goedkeuring van die oorgrote meerderheid blankes weggedra – ook die goedkeuring van die meerderheid Afrikaners in die party van sy groot politieke opponent, Smuts. Om die Kaapse swart stemreg af te skaf en in ruil daarvoor aan die swartes oor die hele land afsonderlike politieke verteenwoordiging asook addisionele grond toe te ken, het Hertzog

volgens 'n bepaling in die grondwet 'n tweederde-meerderheid in die parlement nodig gehad. Dit kon hy nie sonder Smuts se samewerking verkry nie. Hoofsaaklik vanweë taktiese redes (onder meer om die eenheid van sy party te bewaar) het Smuts nie sy samewerking gebied nie. Eers tien jaar later, nadat die twee groot partye saamgesmelt het, het Smuts die breë beginsels van Hertzog se wetgewing aanvaar. In afgewaterde vorm het Hertzog se wetsontwerpe van 1926 dus in 1936 wet geword. Daarmee het die VP se segregasiebeleid, wat ná 1939 deur Smuts voortgesit is, sy beslag gekry.

Die segregasiebeleid is in blanke geledere van twee kante geopponeer. Eerstens het die klein en polities magtelose groep liberale binne en buite die parlement hulle teen blanke oorheersing en onderdrukkende maatreëls soos die paswette uitgespreek. Hierdie groep, met formidabele intellektuele in hul geledere, het dikwels met koue logika hul opponente oortref en ook die meeste oor die rassevraagstuk geskryf. In die parlement het die 'naturelleverteenwoordigers' aan die spits gestaan van die opposisie teen rassediskriminasie en onderdrukking van die swartes. Buite die parlement het organisasies soos die Joint Councils en die Suid-Afrikaanse Instituut vir Rasseverhoudings hulle vir groter politieke en sosiale verdraagsaamheid teenoor swartes en beter rasseverhoudinge beywer, hoewel hulle nie polities aktief was nie. Binne die VP was J. H. Hofmeyr die belangrikste eksponent van die liberale denke. Sy dilemma was egter sy verbintenis met 'n basies konserwatiewe party wat hy waarskynlik nooit van binne sou kon hervorm nie.

Die tweede groep wat die VP se segregasiebeleid sedert 1936 geopponeer het, was die Nasionale Party van D. F. Malan. Maar die redes vir hulle teenkanting en die alternatief wat hulle gestel het, het lynreg teenoor dié van die liberale gestaan. Reeds in 1936 was die Hertzog-wetgewing nie meer vir hulle aanvaarbaar nie omdat dit te veel van die 1926-wetsontwerpe afgewyk het. Veral gedurende en na die oorlogsjare sou hierdie party hom nog sterker teen die VP-segregasiebeleid verset omdat dit nie rasseskeiding streng genoeg toegepas het nie.

Ook die regerende VP se leierskap was bewus daarvan dat die segregasiebeleid nie aan die eise van die tyd voldoen het nie. Volkome beheer oor die instroming van swartes na die stede was as gevolg van die oorlogstydse verstedeliking nie meer moontlik nie. Swart aspirasies het sterker geword; die swart politiek was nie meer gematigd soos vroeër nie en buitelandse druk op Suid-Afrika om sy rassebeleid te wysig, het toegeneem. Derhalwe het die Smuts-regering met matige hervorming,

soos die verligting van die paswette (in die vroeë veertigerjare), en die verbetering van maatskaplike toestande en onderwys aan swartes vorendag gekom. Hierdie hervormings (veral dié van 'n ekonomiese aard) is egter gekniehalter deur die eise wat die oorlogspoging aan die regering gestel het. Bowendien sou Smuts ook nooit radikale hervorming van die rassebeleid goedkeur nie omdat hy nooit in sy tyd volle politieke regte aan swartes sou toestaan nie. Bowendien was daar 'n element in sy party wat net so sterk oor streng segregasie en blanke oppergesag as die Nasionaliste gevoel het. Die VP-regering het juis druk van die boeregemeenskap ondervind om die toevoer van swart arbeid na die landbousektor te verhoog deur middel van wetgewing.

Blankes wat hulle met die rassevraagstuk besig gehou het, het hul aandag hoofsaaklik op die swartes gevestig. Moontlike redes hiervoor was dat die swartes as 'n groter 'probleem' as die ander bevolkingsgroepe gesien is. Veral swartes se getalsoorwig het blankes onrustig gestem en 'n oplossing van die rassevraagstuk is dikwels hiermee in verband gebring. Die 'kleurlinge' het nie dieselfde dringende aandag geniet nie, moontlik omdat blankes geredeneer het dat 'kleurlinge' gedeeltelik polities geakkommodeer is (hoewel selfs dít nie die goedkeuring van baie blankes weggedra het nie). Ook die 'Indiërvraagstuk' het nie 'n besonder hoë prioriteit geniet nie, moontlik vanweë die afkeurende houding wat die oorgrote meerderheid blankes teenoor Indiërs gekoester het omdat hulle 'uitheems' en 'onassimileerbaar' was.

Swartes het sedert 1910 op feitlik alle lewensterreine 'n agterstand gehad. Onteiendes wat nie in die onderontwikkelde en oorbevolkte reservate 'n sukkelbestaan gevoer het nie, het as huurarbeiders, plakkers of gewone loonarbeiders op blanke plase gewoon. Ander het 'n heenkome in dorpe en stede probeer vind waar hulle aan talle beperkende maatreëls blootgestel is vanweë die heersende blanke standpunt dat swartes se teenwoordigheid in dorpe en stede ongewens was tensy dit blanke belange kon dien. Trekarbeiders op die myne was van hulle gesinne geskei. Afgesien van 'n betreklik klein persentasie geleerde swartes, waarvan 'n aantal akademiese kwalifikasies in die buiteland verwerf het, was die onderwyspeil van die swartes laag en die ongeletterdheidsyfer hoog.

Voor die veertigerjare het swartes nie 'n sterk politieke organisasie gehad wat vir 'n beter bedeling kon beding nie. Met die uitbreek van die Tweede Wêreldoorlog het 'n nuwe tydvak egter aangebreek. Suid-Afrika se deelname aan die oorlog het die industrialisasie van die land verhaas,

en 'n groter aanvraag na goedkoop swart arbeid het swart verstedeliking laat versnel. Dit het weer gelei tot toenemende nywerheidsonrus wat deur stakings en boikotte gekenmerk is. Die oorlog het 'n groter bewuswording by Suid-Afrikaanse swartes van hul onderhorige posisie gebring, en die wêreldwye reaksie teen Nazi-Duitsland het ook 'n reaksie teen enige vorm van rassediskriminasie ontlok. Vir die eerste keer het die African National Congress, die invloedrykste landwye swart politieke organisasie, 'n politieke organisasie met tande geword. In plaas van samewerking met blanke liberale organisasies wat bloot indirekte druk op die regering vir meer regte aan swartes uitgeoefen het, is daar nou eise gestel ten opsigte van gelykheid wat militanter was as enige vroeëre aksie deur swart organisasies, insluitend dié van die ICU in die twintigerjare. Onder leiding van Xuma is die ANC organisatories opgeknap en het dié organisasie in die loop van die veertigerjare in krag toegeneem. Nog meer betekenisvol was die optrede van die Naturelle Verteenwoordigende Raad – 'n skepping van die Hertzog-regering – toe dié liggaam in 1946 besluit het om sy werksaamhede op te skort uit protes teen die Smuts-regering se skynbare onvermoë om swart aspirasies tegemoet te kom.

Teen hierdie agtergrond van verskerpte politieke agitasie deur swartes, en veral swart verstedeliking, het blanke Suid-Afrikaners – en veral Afrikaners – hulle meer bedreigd gevoel as tevore. Dit was veral die stedelike werker wat die swartman as mededinger beskou het. Daarby het woonbuurtintegrasie in die swakker woonbuurte van die stedelike gebiede begin toeneem. Daar was in Wes-Kaapland ook 'n blanke reaksie teen integrasie met 'kleurlinge'. Hierdie toedrag van sake het Afrikanerleiers op verskeie terreine met kommer vervul en hulle het die rassevraagstuk veral sedert 1943 in 'n baie ernstige lig beskou. Verskeie Afrikaner-akademici, kultuur- en kerkleiers, asook politici, het almal dieselfde gevolgtrekking gemaak: streng rasseskeiding op alle lewensterreine was die enigste wyse waarop die blanke en meer spesifiek die Afrikaner van 'ondergang' gered kon word. Akademici soos Geoff Cronjé, W. W. M. Eiselen, P. J. Coertze en P. J. Schoeman het 'n apartheidsbeleid geformuleer wat die basiese eienskappe van segregasie behou het, maar wat verder gegaan het en swartes volgens etniese verband in eie vaderlande wou plaas waar hulle afsonderlik volgens 'eie volksaard' sou kon ontwikkel. Dít sou die billikheid van die beleid in die oë van apartheidsidealiste onderskryf – dat swartes van die juk van blanke oorheersing losgemaak sou word om in die verre toekoms oor hulself te regeer.

Hierdie beleid het die steun van die werklik invloedryke leiers in Afrikanergeledere geniet en het in 1947 die amptelike rassebeleid van die HNP geword. Die totstandkoming van 'totale apartheid', soos apartheidsdenkers dit beskryf het, het nie in isolasie plaasgevind nie, maar was deel van 'n omvattende aksie waarin nie net die HNP nie maar ook Afrikanerorganisasies met die Afrikaner-Broederbond as primêre dryfveer, die leiding geneem het. Apartheid sou nie net rasseskeiding – die 'waarborg' vir blanke voortbestaan – verseker nie, maar ook voortgesette voorsiening van goedkoop swart arbeid aan die nywerhede en die landbou waarborg.

In Suid-Afrika, anders as in die naoorlogse Westerse lande, was daar dus in die veertigerjare 'n reaksie teen gelykstelling. Dit het beteken dat die rassebeskouings van die liberale, wat in elk geval nie gelykstelling op rewolusionêre wyse voorgestaan het nie, met afkeer bejeën is – hoe rasioneel en verantwoordbaar hulle evaluering van die Suid-Afrikaanse rassesituasie ook al mag gewees het. Blankes oor die hele politieke spektrum het blanke oppergesag in 'n mindere of meerdere mate gesteun sodat die liberale rigting geen hoop op 'n politieke deurbraak gehad het nie. Hoernlé se pessimisme oor veranderde gesindhede by blankes was dus geregverdig. So 'n sterk emosionele assosiasie het liberalisme gehad dat die Nasionaliste dit berekend en doelbewus as afskrikmiddel in die verkiesingstryd van 1948 gebruik het teen 'n party wat in werklikheid nie liberaal was nie. Die enigste prominente liberaal in daardie party, Hofmeyr, wat in elk geval huiwerig was om hom polities volkome aan 'n liberale program te bind, het die Nasionaliste se belangrikste teiken geword. Liberalisme is in die verkiesingsveldtog dikwels ook met kommunisme gelyk gestel.

Ten spyte van die geweldige rassepropaganda van die Nasionaliste in die verkiesingstryd, kan die Nasionale oorwinning by die stembus nie net aan die party se verkiesingskreet teen Hofmeyr en gelykstelling toegeskryf word nie. Dit was in die eerste plek 'n oorwinning van die Afrikaner (van wie na raming 80 persent vir die HNP gestem het) oor Smuts. Dit het die oorwinning van apartheid ('n Afrikaner-idee) ingesluit. Die Smuts-bewind is geassosieer met dienstigheid teenoor Brittanje; 'n onwilligheid om Suid-Afrikaanse – en by implikasie Afrikanerbelange – voorop te stel; en 'n onwilligheid om 'n duidelike beleid teenoor die swartes (wat as 'n bedreiging vir die blanke beskawing voorgestel is) in werking te stel. Faktore wat tot die VP-neerlaag bygedra het, was die kiesstelsel en die 1947-afbakening van kiesafdelings, die naoorlogse ekonomiese griewe en die gebrek aan innerlike dinamiek by die VP.

Die Verenigde Party, wat so lank uitgestel het om die rassevraagstuk met erns aan te pak en sy belowendste kans om dit te doen verswak het deur sy ongekwalifiseerde steun aan oorlogsdeelname toe te sê, moes vind dat die doodsklok vir hom gelui het juis toe hy met behulp van die Fagan-verslag 'n nuwe begin kon maak. Dit is presies die ironie van 1948. Smuts en sy party is deur die vloedgolf van reaksionêre denke oor kleur ingehaal voordat hy die bestaande segregasiebeleid kon hervorm. Maar sou Suid-Afrika werklik in 'n meer liberale rigting beweeg het indien Smuts nie in 1948 verloor het nie? Hieroor kan slegs gespekuleer word. 'n Mens sou nietemin – met inagneming van Smuts en die oorgrote meerderheid van sy partylede se siening oor die rassevraagstuk – die gevolgtrekking kon maak dat radikale hervormings waarskynlik nie sou plaasgevind het nie. Sonder Hofmeyr, wat aan die einde van 1948 oorlede is, het daar min liberale in die party oorgebly. Belangriker nog, voordat die Fagan-aanbevelings behoorlik toegepas sou kon word, sou die VP in elk geval nie meer aan bewind gewees het nie. Sedert 1943 was dit net 'n kwessie van tyd voordat dié party uit die kussings gelig sou word.

Die 'hervorming' van die ou segregasiebeleid wat sou volg onder Malan en sy party was die teenpool van die rigting wat die Fagan-verslag aanbeveel het. Daarmee is die laaste oorblyfsel van liberalisme in Suid-Afrika die nekslag toegedien – 'n nekslag wat daardie rigting meer as drie dekades lank buite aksie sou stel in die blanke politiek. Téén die wêreldmening wat rassediskriminasie ná die val van Nazi-Duitsland verag het, het Suid-Afrika apartheid aangehang totdat die Nasionale Party veertig jaar later self sy eie skepping begin afbreek het.

Sedert die sewentigerjare het toenemende getalle Afrikaners ontnugter geraak met apartheid namate die mislukking van die beleid duideliker geword het. Apartheid, so is geredeneer, was 'n fout en dit moes nooit deur die kiesers van Suid-Afrika goedgekeur gewees het nie. Die vraag is egter: was dit die Herenigde Nasionale Party onder D. F. Malan wat destyds die beleid geskep het, of was dit die Afrikaner wat so 'n beleid begeer het en bloot die HNP as instrument gebruik het om die beleid polities te verwesenlik? Gesien teen die agtergrond van die momentum wat Afrikanernasionalisme teen die laat veertigerjare bereik het – en die gepaardgaande aandrang op 'n oplossing van die rassevraagstuk langs die weg van rasseskeiding – kan daar kwalik tot 'n ander gevolgtrekking gekom word as dat apartheid een of ander tyd sou seëvier. Indien die Nasionaliste in 1948 nie gewen het nie, sou hulle wel in die daaropvolgende verkiesing geseëvier het, waarna die apartheidsbeleid in

ieder geval toegepas sou word. Vanuit hierdie perspektief gesien, was apartheid vir Suid-Afrika dus onafwendbaar.

# Verwysings

**NOTA**

Slegs die hooftitels van boeke, artikels, bydraes in versamelwerke en proefskrifte/verhandelinge word verstrek. Vollediger besonderhede oor hierdie bronne verskyn in die bronnelys. Die uitsonderings is verwysings in die Voorwoord, asook enkele verwysings in daaropvolgende hoofstukke waar bibliografiese toeligting toepaslik is.

**Voorwoord**

1 *The highest stage of white supremacy: The origins of segregation in South Africa and the American south (*1982).

2 *White supremacy: A comparative study in American and South African history* (1981).

3 *Working for Boroko: The origins of a coercive labour system in South Africa* (1981).

4 *Racial segregation and the origins of apartheid in South Africa* (1989).

5 *Voices of protest: From segregation to apartheid, 1938–1948* (1988).

6 *Shadow and substance in South Africa: A study in land and franchise policy affecting Africans, 1910–1960* (1962).

7 *Pass controls and the urban African proletariat* (1987).

8 *The political economy of modern South Africa* (1987).

9 'The Smuts government and the Africans, 1939–48', London University, Institute of Commonwealth Studies, Collected Seminar Papers, vol. 5, 1974.

10 *The irony of apartheid: The struggle for national independence of Afrikaner Calvinism against British imperialism* (1981).

11 *Die apartheidsgedagte: 'n Sosio-historiese uiteensetting van sy ontstaan en ontwikkeling* (1959).

12 *Capitalism and apartheid: South Africa, 1910–1986* (1989).

13 *The making of apartheid: Conflict and compromise* (1991); 'The meaning of apartheid before 1948: Conflicting interests and forces within the Afrikaner Nationalist alliance', *Journal of Southern African Studies,* vol. 14, no. 1, Oct. 1987.

14 *White power and the liberal conscience: Racial segregation and South African liberalism 1921–60* (1984); 'Liberalism and ethnicity in South African politics, 1921–1948', *African Studies*, vol. 35, no. 3–4, 1976.

15 *Liberalism in South Africa 1948–1963* (1971).

16 *Democratic liberalism in South Africa: Its history and prospect* (1987).

17 *Hofmeyr* (1964).

18 *Die politieke loopbaan van Margaret Ballinger* (DPhil-proefskrif, Universiteit van Pretoria, 1990).

19 *Donald Molteno: 'Dilitzintaba – He-who-removes-mountains'* (1979).

20 *The politics of administration: A study of the career of Dr. D. L. Smit with special reference to his work in the Department of Native Affairs, 1934–1945* (MA dissertation, Rhodes University, 1978).

21 *General elections in South Africa 1943–1970* (1974).

22 *The South African opposition 1939–1945: An essay in contemporary history* (1947).

23 *Smuts: The fields of force 1919–1950* (1968); 'South African elections', *Australian Journal of Science*, vol. 28, no. 3.

24 *Jan Christian Smuts: The conscience of a South African* (1986).

25 *D. F. Malan* (1980).

26 *J. G. Strijdom: Sy politieke loopbaan van 1929 tot 1948* (1980).

27 *Die Verenigde Party: Die groot eksperiment* (1982).

28 *The 1943 general election* (MA dissertation, University of South Africa, 1987).

29 *The electoral revival of the National Party in South Africa, 1934 to 1948* (PhD thesis, Boston University Graduate School, 1965).

30 Kyk sy bydraes in Hermann Giliomee & Heribert Adam, *Afrikanermag: Opkoms en toekoms* (1981). Ook Hermann Giliomee, 'Constructing Afrikaner nationalism', *Standpunte*, vol. 37, no. 5, Okt. 1984.

31 *The rise of Afrikanerdom: Power, apartheid, and the Afrikaner civil religion* (1975).

32 *Volkskapitalisme: Class, capital and ideology in the development of Afrikaner nationalism, 1934–1948* (1983); 'The Afrikaner Broederbond 1927–1948: Class vanguard of Afrikaner nationalism', *Journal of Southern African Studies*, vol. 3, no. 2, 1977.

33 *Christian-nationalism and the rise of the Afrikaner Broederbond in South Africa 1918–48* (edited by Saul Dubow) (1990).

34 *National socialism, the National Party and the radical right in South Africa, 1934–1948* (PhD thesis, University of California, 1987).

35 *Südafrika und das 'Dritte Reich'; Rassenpolitische Affinität und machtpolitische Rivalität* (1989).

36 'The Afrikaner in opposition, 1910–1948', *Journal of Commonwealth Political Studies*, vol. VII, no. 3, Nov. 1969.

37 *Die Nasionale Party, deel 4: Die 'Gesuiwerde' Nasionale Party, 1934–1940* (1986).

38 *Die Ossewa-Brandwag: Vuurtjie in droë gras* (1991).

39 *Die ontwikkeling van die politieke denke van die Afrikaner, deel VIII, 1939–1948* (1984).

40 *The rise of African nationalism in South Africa* (1987).

41 *From protest to challenge: A documentary history of African politics in South Africa 1882–1964*, vol. 2 (1979).

42 *Black politics in South Africa since 1945* (1985).

43 *Between the wire and the wall: A history of South African 'Coloured' politics* (1987).

44 *The rise and decline of apartheid: A study of political movements among the coloured people of South Africa, 1880–1985* (1986).

45 *The Natives Representative Council, 1937–1951* (PhD thesis, University of the Witwatersrand, 1987).

46 Byvoorbeeld 'The politics of subsistence: Community struggles in war-time Johannesburg' in D. C. Hindson (ed.), *Working papers in southern African studies*, vol. 3 (1983).

47 *Yours for the union: Class and community struggles in South Africa, 1930–1947* (1990).

48 *The participation of South African blacks in the Second World War* (DLitt et Phil thesis, Randse Afrikaanse Universiteit, 1987).

## Hoofstuk 1: Die patroon van rasseskeiding en -diskriminasie tot 1939

1 Oor die vraag waar en wanneer rassesegregasie (in sy breë verband en nie as politieke beleid nie) presies sy beslag gekry het in Suid-Afrika, is daar 'n debat in die geskiedskrywing. Hierdie beknopte agtergrondtekening gaan nie op dié debat in nie, maar bied 'n oorsig van die ontplooiing van rassesegregasie. Vir 'n bespreking van die verskillende standpunte oor die ontstaan van segregasie, kyk John W. Cell, *The highest stage of white supremacy*, pp. 55–58, 64–65, 81.

2 Richard Elphick & Robert Shell, 'Onderlinge groepverhoudinge: Khoikhoi, koloniste, slawe en vryswartes, 1652–1795', pp. 135–136.

3 Richard Elphick & Robert Shell, 'Onderlinge groepverhoudinge: Khoikhoi, koloniste, slawe en vryswartes, 1652–1795', pp. 138, 140.

4 Hermann Giliomee & Richard Elphick, 'Die struktuur van Europese oorheersing aan die Kaap, 1652–1820', p. 392.

5 Hermann Giliomee & Richard Elphick, 'Die struktuur van Europese oorheersing aan die Kaap, 1652–1820', pp. 390, 394–395, 401.

6 George M. Fredrickson, *White supremacy*, pp. 88, 92–93; Giliomee & Elphick, 'Die struktuur van Europese oorheersing aan die Kaap, 1652–1820', pp. 388, 403.

7 L. E. Neame, *The history of apartheid*, pp. 13–14; George M. Fredrickson, *White supremacy,* pp. 42, 48; N. J. Rhoodie & H. J. Venter, *Die apartheidsgedagte,* pp. 48–52; F. A. van Jaarsveld, *Die ontwaking van die Afrikaanse nasionale bewussyn*, pp. 15–16.

8 L. E. Neame, *The history of apartheid,* pp. 17–19, 22–23, 26; N. J. Rhoodie & H. J. Venter, *Die apartheidsgedagte*, pp. 57, 76–80, 84, 95–96, 98–99; Leonard Thompson, *The political mythology of apartheid*, pp. 79–80.

9 L. E. Neame, *The history of apartheid*, p. 30.

10 Eric A. Walker, *A history of Southern Africa*, p. 548.

11 D. W. Krüger, *The making of a nation*, p. 42.

12 George M. Fredrickson, *White supremacy*, p. 239.

13 Janet Robertson, *Liberalism in South Africa,* pp. 2-4.

14 Janet Robertson, *Liberalism in South Africa*, pp. 5–7; Rodney Davenport, 'The Cape liberal tradition to 1910', pp. 32–34.

15 T. R. H. Davenport, *South Africa*, pp. 258–260, 547–551.

16 Peter Walshe, *The rise of African nationalism*, hoofstuk 1 en 2.

17 René de Villiers, 'Afrikaner nationalism', p. 379; B. J. Liebenberg, *'Hertzog aan bewind, 1924–1939*, pp. 423–424.

18 J. H. le Roux e.a. (reds.), *Generaal J. B. M. Hertzog,* vol. 1, p. 359, asook hoofstuk 6.

19 Smuts se standpunt oor Hertzog se 'naturellewetsontwerpe' word gekenmerk deur 'n vertragingstaktiek deur Smuts. Smuts moes sy Kaaplandse volgelinge wat ten gunste van die behoud van die swart stemreg in daardie provinsie was, in aanmerking neem. Aan die ander kant het Smuts ook baie volgelinge gehad wat Hertzog se wetgewing in beginsel gesteun het, maar uit partylojaliteit teen die wetsontwerpe gestem het. Smuts moes dus die eenheid in sy party probeer bewaar. Hy was self egter ten gunste van blanke oppergesag. Vgl. J. T. Cameron, *An analysis of Smuts's attitude towards Hertzog's 'Native Bills' from 1926 to 1936,* veral pp. 63–116; Kyk ook Saul Dubow, *Racial segregation,* pp. 138–142.

20 Janet Robertson, *Liberalism in South Africa,* pp. 8–11.

21 Eric A. Walker, *A history of Southern Africa,* pp. 550, 580–582, 617, 652–654.

22 O. Geyser & A. H. Marais (reds.), *Die Nasionale Party, deel 1*, pp. 242–288, 387–401, 406–419, 544–575; B. M. Schoeman, *Parlementêre verkiesings in Suid-Afrika,* pp. 17, 152–153, 208, 247; J. H. le Roux & P. W. Coetzer (reds.), *Die Nasionale Party, deel 3,* II, pp. 27–38, 329–355; *Die Nasionale Party, deel 4,* pp. 149–158; Kenneth A. Heard, *General elections in South Africa*, p. 19; F. D. Tothill, *The 1943 general election*, p. 5; H. J. Lubbe, Die Burger *en die 'swart gevaar'-propaganda gedurende die parlementêre verkiesingstryd van 1928 tot 1929,* hoofstuk 1.

## Hoofstuk 2: Die veranderende toneel van die veertigerjare

1 Rassevooroordeel was nie tot Afrikaanssprekendes beperk nie. René de Villiers skryf in dié verband: 'In the realm of colour, the English-speaking community not only often showed that it was unaware of the real nature and needs of a plural society, but was in some ways as susceptible to the virus of racialism as its Afrikaner counterpart' (René de Villiers, 'Afrikaner nationalism', pp. 417–418).

2 Reeds in die dertigerjare, skryf Saul Dubow, was segregasie 'n konsensusideologie in die wit samelewing. '... to a large extent it was only the ritualised conflict characteristic of the two-party system and the contest for immediate political advantage that kept Nationalist and SAP apart.' Saul Dubow, *Racial segregation*, p. 148.

3 Kyk bv. NTS, houer no. 8462, lêer no. 2/360, Report of the Native Affairs Commission for the period 1st of April 1946 to 31st of December 1947, pp. 1–2.

4 Whyte papers, Bb2.14, 'Race relations' [1947], p. 1; Hellman papers, 34. Race relations, 'No time for ease' [Jan. 1948], p. 2.

5 Whyte papers, Bb2.14, 'Race relations' [1947], p. 1.

6 Louis Grundlingh, 'Prejudices, promises and poverty: The experiences of discharged and demobilized black South African soldiers after the Second World War', pp. 121–134.

7 Edward Roux, *Time longer than rope*, p. 315.

8 Tom Lodge, *Black politics in South Africa since 1945*, pp. 23–24.

9 Edgar H. Brookes, 'Race relations in 1947', p. 3.

10 Whyte papers, Bb2.15, Address to Youth Leaders' Conference, 7 Feb. 1948, pp. 8–9.

11 D. G. S. M'Timkulu, 'The African', p. 3. M'Timkulu was die hoof van die Adams College High School in Natal.

12 D. G. S. M'Timkulu, 'The African', p. 3.

13 Mirjana Roth, '"If you give us rights we will fight": Black involvement in the Second World War', p. 87.

14 I. D. MacCrone, 'Race attitudes: An analysis and interpretation', pp. 673–676.

15 Janet Robertson, *Liberalism in South Africa,* pp. 19–20.

16 Janet Robertson, *Liberalism in South Africa,* pp. 20-21. Hermann Giliomee wys daarop dat D. F. Malan die ontmoeting van die Afrikaner met die swartman in die stede vergelyk het met 'n tweede Bloedrivier op die Afrikaner se 'nuwe Groot Trek'. Hermann Giliomee, 'Die ontwikkeling van Afrikaner-identiteit', p. 86.

17 Janet Robertson, *Liberalism in South Africa*, pp. 21–23.

18 J. Reyneke, 'The Afrikaans-speaking South African', p. 6.

19 NTS, houer no. 1801, lêer no. 117/276, Onderhoude, Inligtingskommissie NH of G Kerk met Minister van Naturellesake, 6 Aug. 1946 en 5 Febr. 1947 (waarby Sekretaris van Naturellesake ook teenwoordig was).

20 Brookes was self aanvanklik 'n voorstander van segregasie en het Hertzog se 'naturellewetsontwerpe' in 1926 gesteun. Teen die einde van die twintigerjare het hy van mening verander en segregasie verwerp omdat hy oortuig was dat segregasie sou lei tot 'n verpolitiseerde swart proletariaat. Kyk Saul Dubow, *Racial segregation*, pp. 69–74.

21 Edgar H. Brookes, 'The English-speaking South African', pp. 16–17.

22 T. Dunbar Moodie, *The rise of Afrikanerdom: Power, apartheid, and the Afrikaner civil religion,* p. 245.

23 Vgl. bv. E. T. Dietrich, 'The Cape Coloured' en A. J. Kajee, 'The Indian viewpoint', pp. 7–9. Dietrich was president van die African People's Organization (APO) in 1946 en Kajee was 'n voormalige president van die South African Indian Congress.

24 A. P. Smit & A. Wessels, 'Fagan en Tomlinson', p. 5.

25 *Die Burger,* 4 Aug. 1947.

26 Smuts-vers., band 170, no. 2: 'Memorandum. The native situation in large towns'; Sheila T. van der Horst, 'The African worker in urban areas', p. 22. Vgl. ook Janet Robertson, *Liberalism in South Africa,* p. 35.

27 NTS, houer no. 1775, lêer no. 70/276, Review of the activities of the Department of Native Affairs for the year 1944–45, p. 55; SA Institute of Race Relations, *A digest of the 1947/1948 Broome Commission,* p. 24; Smuts-vers., band 157, no. 5, Verslag deur D. L. Smit: 'Control of influx of natives to Cape Peninsula', 22 Mrt. 1944.

28 NTS, houer no. 1774, lêer no. 70/276, Review of the activities of the Department of Native Affairs for the year 1943–44, p. 2; Deborah Posel, *The making of apartheid,* p. 34; T. R. H. Davenport, 'The Smuts government and the Africans, 1939–48', p. 85. Davenport toon aan dat daar teen 1947 'n tekort van 16 195 huise vir swartes in Johannesburg was.

29 A. P. Smit & A. Wessels, 'Fagan en Tomlinson', pp. 4–5. Volgens die Broomekommissie het 23 000 swartes in Durban in krotte gewoon. SA Institute of Race Relations, *A digest of the 1947/1948 Broome Commission,* p. 24.

30 NTS, houer no. 1775, lêer no. 70/276, Review of the activities of the Department of Native Affairs for the year 1944–45, pp. 57–58; Sheila T. van der Horst, 'The African worker in urban areas', p. 23.

31 A. P. Smit & A. Wessels, 'Fagan en Tomlinson', p. 5.

32 Smuts-vers., band 157, no. 5: Verslae deur D. L. Smit: 'Industrial development in native areas', d.d. 17 Des. 1943 en 'Control of influx of natives to Cape Peninsula', d.d. 22 Mrt. 1944.

33 Ballinger papers, B2.14.3, Ballinger – G. Cuthbert, 26 March 1944.

34 Matthews papers, B3.5, Matthews – M. Yergan, 24 Dec. 1945.

35 Deborah Posel, *The making of apartheid*, p. 32.

36 Rex Reynolds, 'Searchlight on the Union's native policy', *Sunday Times,* 3 Nov. 1946.

37 Lawrence papers, E5.85, 'Report of the Penal and Prison Reform Commission, 1947'.

38 Joint Council of Europeans and Africans, Cj2.6.32, 'Evidence submitted to the Penal Reform Commission by the Johannesburg Joint Council of Europeans and Africans'.

39 NTS, houer no. 1769, lêer no. 62/276 (1), Secretary, Native Affairs – Secretary, External Affairs, 5 June 1944.

40 Whyte papers, Bb2.11, Address by Whyte, 16 June 1947.

41 Hellman papers, 41. South African nation, 'Curbs on progress', p. 4; P. A. W. Cook, 'Non-European education', p. 383; Ellen Hellman, 'Progress in Native education', p. 100.

42 Rae Bernstein, 'An inquiry into literacy among adult Africans', p. 84.

43 P. A. W. Cook, 'Non-European education', pp. 376, 383.

44 Joint Council of Europeans and Africans, Cj2.1.25, Minutes of meeting, Johannesburg Joint Council, 9 Apr. 1945; Feldman papers, Ac, 3. General, Feldman – Hofmeyr, 8 Nov. 1946; Ellen Hellman, 'Progress in native education', p. 102.

45 Ellen Hellman, 'Progress in native education', pp. 102–103.

46 Bernard Friedman, *Smuts,* p. 182.

47 Whyte papers, Bb2.15, 'The racial scene' [7 Feb. 1948].

48 Kenneth Ingham, *Jan Christian Smuts,* p. 249.

49 Vgl. Sheila T. van der Horst, 'The African worker in urban areas', p. 30.

50 Edward Roux, 'Land and agriculture in the native reserves', p. 190; R. H. Smith, 'Native labour and native policy', p. 88.

51 Charles Simkins, 'Agricultural production in the African reserves of South Africa, 1918–1969', pp. 263–264.

52 NTS, houer no. 1773, lêer no. 70/276, Memorandum on policy and activities of the Native Affairs Department, 1942, p. 3. Tussen 1936 en 1942 het die Parlement £6 miljoen bewillig vir grondaankope vir swartes kragtens die Naturelletrust en -Grond Wet van 1936; ook NTS, houer no. 1775, lêer no. 70/276, Review of the activities of the Department of Native Affairs for the year 1944–45, p. 5; Peter Walshe, *The rise of African nationalism,* p. 301.

53 Edward Roux, 'Land and agriculture', p. 175.

54 Edward Roux, 'Land and agriculture', pp. 184–189. Die luim van talle swartes in die landelike gebiede teen 1947 word geïllustreer deur die boikot van vergaderings van D. M. Buchanan in die Transkeise kieskring (Molteno papers, A54.68, 'Transkei Voters' boycott').

55 NTS, houer no. 6764, lêer no. 128/315, Memorandum: Medical and health services for natives in scheduled native areas and released areas, November 1937; Secretary, Native Affairs – Lord Harlech, 23 Oct. 1942; Provincial Secretary – Secretary, Native Affairs, 15 Aug. 1939; Secretary, Native Affairs – Secretary, Social Welfare, 25 Jan. 1946.

56 NTS, houer no. 2229, lêer no. 463/280, P. van der Byl – J. C. Smuts, 9 Oct. 1945. Van der Byl het bevestig dat daar sterk druk van boere was om die huurarbeidstelsel te vervang met 'n loonarbeidstelsel omdat huurarbeiders onekonomies was. Die Departement van Naturellesake sou egter moes plek vind vir die swartes en hul vee wat op boereplase gewoon het, en dit was feitlik 'n onmoontlikheid – daar was nie plek in die lokasies of in die reservate nie. Kyk ook Merle Lipton, *Capitalism and apartheid,* p. 91; M. L. Morris, 'The development of capitalism in South African agriculture: Class struggle in the countryside'.

57 Edith B. Rheinallt Jones, 'Farm labour in the Transvaal', p. 7.

58 Kyk bv. NTS, houer no. 2094, lêer no. 222/280, Briewe aan Sekretaris, Naturellesake deur magistrate van Amersfoort, 20 Mei 1943; Christiana, 14 Julie 1943; Edenburg, 22 Mei 1943; Potchefstroom, 22 Junie 1943; Viljoenskroon, 28 Mei 1943; New Hanover, 26 Junie 1943; Bergville, 30 Junie 1943; Burgersdorp,

13 Aug. 1943; houer no. 2095, lêer no. 222/280, Sekretaris, Jamestown en Distrik Boere en W. K. Vereniging – Minister, Naturellesake, 11 Febr. 1944; Sekretaris, Boerevereniging, Ladismith, KP – Minister, Naturellesake, 17 Mrt. 1944; houer no. 2096, lêer no. 222/280, Departement van Naturellesake, Omsendbrief no. 22 van 1945, 16 Okt. 1945; Ooskus Landbou Streekunie – Sekretaris, Naturellesake, 25 Junie 1946; S. W. Naudé – P. van der Byl, 20 Nov. 1946; Cape Eastern Public Bodies – Minister for Native Affairs, 20 Nov. 1947; H. Carlisle – J. G. N. Strauss, 7 Jan. 1948; Reddersburg Sentrale Boerevereniging – Minister van Arbeid, 25 Febr. 1948; J. M. Pretorius – J. C. Smuts, 19 Apr. 1948.

59 NTS, houer no. 2095, lêer no. 222/280, Omsendbrief, Departement Naturellesake, GPS 5203/1943: Native Farm Labour, 23 Aug. 1943; houer no. 2010, lêer no. 10/280, G. J. Strydom – D. L. Smit, 23 Febr. 1942; L. J. du Plessis – Sekretaris, Naturellesake, 22 Sept. 1947; houer no. 9258, lêer no. 4/371, Secretary, Native Affairs – Secretary, SA Agricultural Union, 2 Jan. 1943.

60 Sheila T. van der Horst, 'Labour', p. 127; Peter Walshe, *The rise of African nationalism,* p. 136. In 1947 was die gemiddelde jaarlikse loon van swart manlike werkers op blanke plase £32 (insluitend die kontantwaarde van voedsel). In vergelyking hiermee was die gemiddelde loon in die vervaardigingsektor £128 in 1949. Kyk Deborah Posel, *The making of apartheid,* p. 30.

61 Kyk *Die Transvaler*, 2 Julie 1947 (berig).

62 Kyk bv. NTS, houers nos. 2273 en 2274. Hierdie houers bevat 'n groot aantal verslae van inspekteurs.

63 Edith B. Rheinallt Jones, 'Farm labour', pp. 8, 11.

64 Edward Tiryakian het opgemerk dat indien die Suid-Afrikaanse ekonomie nie deur die jare so afhanklik van goedkoop swart arbeid was nie, volkome segregasie of apartheid geslagte reeds 'n voldonge feit sou gewees het. Edward A. Tiryakian, 'Apartheid and politics in South Africa', p. 696.

65 NTS, houer no. 2229, lêer no. 463/280, Verslag, vergadering van Spesiale Naturelle Arbeidskommissie met Minister, Naturellesake, 5 Febr. 1945.

66 NTS, houer no. 9257, lêer no. 3/371, Transvaal Agricultural Union (TAU), Agenda for 39th Annual Conference, 1942; Secretary, TAU – Secretary, Native Affairs, 25 May 1944; TAU, Resolutions adopted by Annual Congress, 1945; Resolutions adopted at annual congress, 1946; houer no. 9258, lêer no. 4/371, Suid-Afrikaanse Landbou-unie (SALU), Jaarlikse kongres, 1943, p. 17; SALU, Agenda, Jaarkongres, 1946, p. 8; SALU, Agenda, Jaarlikse kongres, 1947, p. 17; houer no. 2234, lêer no. 469/280, Sekretaris, OVS Landbou-unie – Minister, Naturellesake, 12 Des. 1946.

67 NTS, houer no. 2229, lêer no. 463/280, Conference between SA Agricultural Union and the Minister of Native Affairs, 15 Sept. 1944; P. van der Byl – J. C. Smuts, 9 Oct. 1945.

68 NTS, houer no. 9258, lêer no. 4/371, Secretary, Native Affairs – Secretary, SA Agricultural Union, 2 Jan. 1943.

69 NTS, houer no. 2096, lêer no. 222/280, S. W. Naudé – P. van der Byl, 20 Nov. 1946; David Duncan, 'The state divided: Farm labour policy in South Africa, 1924–1948', p. 83.

70 NTS, houer no. 2229, lêer no. 463/280, Sekretaris, Naturellesake – Minister van Naturellesake, 12 Febr. 1945; houer no. 2234, lêer no. 469/280, Department of Native Affairs, General Circular no. 7, 1946, 2 Mar. 1946; Notes of meeting, Somerset House, Pretoria, 13 June 1947; Aantekeninge Sekretaris, Naturellesake, Junie 1947.

71 David Duncan, 'The state divided', p. 87.

72 Thomas Karis & Gwendolen Carter (eds), *From protest to challenge,* vol. 2, p. 70.

73 *Sunday Times,* 18 Nov. 1945 (berig).

74 Thomas Karis & Gwendolen Carter (eds), *From protest to challenge,* vol. 2, p. 70.

75 NTS, houer no. 1775, lêer no. 70/276, Review of the activities of the Department of Native Affairs for the year 1944–45, p. 56.

76 Alf Stadler, 'The politics of subsistence', pp. 54–57.

77 *Sunday Times,* 31 Aug. 1947 (berig); *Die Burger,* 1 Sept. 1947 (berig).

78 Joint Council of Europeans and Africans, Cj 2.1.27–1947, Johannesburg Joint Council of Europeans and Africans, 'Discussion on Moroka Township which took place on Monday, 8th September 1947', p. 1; Cj 2.6.35–1947, 'Evidence submitted by the Johannesburg Joint Council ... to the Fagan Commission of enquiry into the Moroka riot', pp. 1–4.

79 *Die Burger*, 1 Sept. 1947 (hoofartikel).

80 *Die Burger*, 30 Des. 1942 (berig).

81 *Die Burger*, 6 Nov. 1944 (berig); Peter Walshe, *The rise of African nationalism,* pp. 303–304.

82 Smuts-vers., band 170, no. 12a, D. G. Shepstone – Smuts, 10 Sept. 1947 en no. 26, 'Memorandum on native affairs in the city of Durban'; SA Institute of Race Relations, *A digest of the 1947/1948 Broome Commission,* pp. 24–26.

83 Alf Stadler, 'The politics of subsistence', pp. 57–61; Tom Lodge, *Black politics in South Africa since 1945*, pp. 13–15; *The Star,* 5 Aug. 1943 (berig).

84 Z. K. Matthews, 'Native policy indicted: Bantu view of present situation', *The Forum*, 21 Sept. 1946.

85 Thomas Karis & Gwendolen Carter (eds), *From protest to challenge,* vol. 2, pp. 115–116.

86 Doug Hindson, *Pass controls and the urban African proletariat*, pp. 56–57. Kyk ook NTS, houer no. 1775, lêer no. 70/276, Review of the activities of the Department of Native Affairs for the year 1944–45, p. 49.

87 NTS, houer no. 1775, lêer no. 70/276, Review ... Native Affairs, 1944–45, pp. 48–49; T. R. H. Davenport, 'The Smuts government and the Africans', pp. 85–86.

88 Thomas Karis & Gwendolen Carter (eds), *From protest to challenge,* vol. 2, pp. 70, 80.

89 NTS, houer no. 2224, lêer no. 442/280, Director, Native Labour – General Manager, Transvaal Chamber of Mines, 16 July 1946; G. O. Lovett – Director, Native Labour, 18 July 1946.

90 Doug Hindson, *Pass controls and the urban African proletariat*, p. 58.

91 Marquard coll., B1.716, Marquard – Mrs Marquard, 16 Aug. 1946; Feldman papers, Cb, 'Lessons of the strike', pp. 2–3; Joint Council of Europeans and Africans, Cj 2.1.26, Minutes of ordinary meeting, 9 Sept. 1946; Ballinger papers, B2.9.2, 'Statement issued concerning African mine workers strike and published in *The Star, Rand Daily Mail, Sunday Express* and other papers during week commencing 18th August 1946'. Laasgenoemde dokument is deur 24 bekende Suid-Afrikaners onderteken, insluitende Margaret en William Ballinger, Jessie McPherson, prof. T. J. Haarhoff, Hilda Kuper, Aartsdeken R. P. Y. Rouse, René de Villiers, Alex Hepple en Uys Krige.

92 *The Natal Mercury,* 19 March 1945 (hoofartikel); *The Cape Argus,* 12 May 1947 (subartikel); *Cape Times*, 17 Feb. 1943 (hoofartikel) en 15 March 1945 (hoofartikel).

93 M. M. S. Bell, *The politics of administration*, pp. 83, 107.

94 Peter Walshe, *The rise of African nationalism,* pp. 271–273.

95 *The Natal Witness,* 15 Aug. 1946 (berig).

96 Smuts-vers., band 269, Hofmeyr – Smuts, 8 Sept. 1946, band 271, Brookes – Smuts, 4 Sept. 1947; Hofmeyr papers, Aa, Brookes – Hofmeyr, 9 Sept. 1946.

97 *The Bantu World,* 21 Sept. 1946 ('Reasons why the N.R.C. adjourned').

98 Smuts-vers., band 169, no. 36, 'Statement on the development of Native Councils'; Peter Walshe, *The rise of African nationalism in South Africa,* pp. 283–284; Smuts-vers., band 171, no. 23, 'The Smuts proposals'.

99 Union of South Africa, *Verbatim report of the proceedings of the Natives' Representative Council ... held at Pretoria 20th November – 26th November 1946*, p. 71.

100 Thomas Karis & Gwendolen Carter (eds), *From protest to challenge,* vol. 2, pp. 84–87; 91–92; Peter Walshe, *The rise of African nationalism*, pp. 272–279.

101 Kyk bv. die herinneringe van ANC-lede Dan Tloome en Graham Morodi, opgeteken in Julie Frederikse, *The unbreakable thread,* pp. 24 en 26.

102 Thomas Karis & Gwendolen Carter (eds), *From protest to challenge,* vol. 2, pp. 100–106; Peter Walshe, *The rise of African nationalism*, pp. 335–336, 350, 356–357.

103 Deborah Posel, *The making of apartheid,* p. 36.

104 Jackie Grobler, *A decisive clash?* pp. 78–79; Ballinger papers, B2.3, Resolutions on squatters at annual district conference of the Communist Party of South Africa, Johannesburg district, 28 Apr. 1947.

105 Edward Roux, *Time longer than rope,* pp. 308–313, 333–342, 357–360; Thomas Karis & Gwendolen Carter (eds), *From protest to challenge,* vol. 2, p. 108.

106 Jackie Grobler, *A decisive clash?* pp. 83–85.

